**Moedertaal**
20190208

Daar is vyf redes hoekom die keuse om jou kinders se opvoeding in julle moedertaal die grootste, grootste guns is wat jy jou kinders ooit sal kan bewys!

Lees oor Kaapland 2025 plan → https://archive.org/details/Kaapland2025FAQDeel120190125

1. MOEDERTAAL is belangrik , dit laat vir altyd spore op jou brein agter.
Die moedertaal is so belangrik, dat selfs net 'n kort rukkie se blootstelling daaraan permanente spore daarvan op die brein sal laat. Daarna is so 'n persoon se brein as't ware programeeer en bedraad om daardie spesifieke taal se klankpatrone te kan eien.


Dominante bevolkingsgroepe in Suid-Afrika:
Swart Suid-Afrikaners
Blanke Suid-Afrikaners
Kleurlinge
Geen dominante nie
Asiatiese Suid-Afrikaners

Hoe weet ons dit?
Kanadese navorsers het 'n groep Chinese kinders wat deur Franssprekende Kanadese aangeneem is, bestudeer. Die kinders was tot op omtrent die ouderdom van twaalf maande blootgestel aan Chinees. Daarna is hulle in Frans grootgemaak.

Toe die navorsers hulle as tieners getoets het, kon hulle met breinskanderings sien hoe dié kinders se breinaktiwiteit toegeneem as hulle Chinees-agtige klanke gehoor het. Dit het nie met die kontrolegroep, wat nooit Chinees gehoor het, gebeur nie.

2. Jy leer jou moedertaal op 'n ander plek in die brein aan as waar jy 'n tweede taal aanleer
Die plek in jou brein waar jou eerste taalverwerwing plaasvind, is in 'n ander deel van jou brein as waar jy 'n tweede taal verwerk of selfs jou moedertaal ontleed. Die sentrum van die brein waar jy heel eerste taal aanleer, verwerk dinge vinniger as die deel van die brein waar tweedetaalverwerking plaasvind.

Taalverwerwing en die gebruik van die moedertaal is iets onbewus, die gebruiker daarvan hoef nie eens daaroor te dink nie. Die aanleer van 'n tweede taal of die leer van die formele taalleer is iets wat jy bewustelik moet doen. As jy in 'n tweede taal praat, moet die heeltyd dink wat jy sê.

Dis hoekom 'n mens nie jou kinders deur die medium van 'n tweede taal moet leer terwyl hulle nog besig is om die tweede taal aan te leer nie. Doen jy dit, laat jy jou kinders twee keer so hard werk. Nie alleen moet hulle nog die tweede taal onder die knie kry nie, hulle moet ook die nuwe leerstof bemeester.

Dit kan nie genoeg herhaal word nie. Hou so lank as wat jy kan aan om jou kinders in julle moedertaal te leer.

Hoe weet ons dit?
Navorsers het mense se breine met MRI skandering dopgehou en gesien in watter dele van die brein

is daar aktiwiteit as mense hulle moedertaal en in watter deel is daar aktiwiteit as hulle ŉ tweede taal gebruik.

3. Kinders wat hulle tweede taal as die primêre taal probeer gebruik, se taalgebruik is swakker
Ouers redeneer dat hulle kinders eendag in elk geval in Engels op universiteit sal moet leer. Hulle sal ook meestal Engels in hulle werk moet gebruik. Is dit dan nie beter om van die begin af Engels met hulle kinders te praat nie? Het ons nie boonop pas gehoor nie dat mens ŉ vinniger deel van jou brein vir jou eerste taal gebruik nie?

Doen sulke ouers die regte ding? Nee! Engels is nie die ouers se moedertaal is nie. Dus is hulle kennis daarvan nie so goed soos hulle moedertaal nie.

Hoe weet ons dit?
Omdat dit veral die ouers is wat vir die kinders die eerste taal leer, gaan sulke ouers se kinders gaan in ŉ tweede taal op ŉ laer intellektuele vlak werk as waartoe hulle regtig in staat is. Omdat die ouers se woordeskat, grammatika en vlotheid in die tweede taal swakker is, gaan die kinders s'n ook swakker wees.

4. Die moedertaal is die vaartuig waardeur kinders alles leer wat hulle leer
Hoe beter ontwikkel jou kind se moedertaal is, hoe beter gaan hy of sy in ŉ tweede taal vaar. Om die waarheid te sê, hoe beter gaan hulle in al hulle vakke vaar. Dis die moeite werd om jou kinders se moedertaalgebruik so sterk as moontlik te maak.

Werk daaraan om vir jou kinders ŉ groot woordeskat te bou. Gee hulle vroeg-vroeg toegang tot soveel as moontlik konsepte, uitdrukkings en so meer. As jy jou eerste taal goed leer gebruik, berei dit jou beter voor om ŉ tweede taal te leer.

Ideaalgesproke moet die grondslag van die eerste taal goed vasgelê wees, voordat dit tweede taal aangeleer word. Kinders met sterk eerstetaalvaardigheid is meer gereed en beter in staat om ŉ tweede taal aan te leer.

Hoe weet ons dit?
Kanadese navorsers het ŉ baie interessante studie gedoen waarin hulle horende en dowe volwassenes met mekaar vergelyk het. Hulle het met drie groepe gewerk: horendes, mense wat later in hulle lewe doof geword het en wat dus kleintyd taal leer ken het, en laastens mense wat doof gebore is en wat nie kleintyd taal in enige vorm geken het nie.

Die navorsers het twee groepe dowe volwassenes se prestasie in ŉ standaard Amerikaanse gebaretaal vergelyk. Vir albei groepe was die gebaretaal ŉ "tweede taal" wat hulle op skool geleer het. Hulle het die volgende bevind:

Die mense wat doof gebore is, het baie swakker gevaar in die gebaretaal as die wat eers later doof geword het en wat dus in hulle vroeë lewe ervaring van gesproke taal gehad het.

In ŉ tweede deel van die studie is twee groepe dowes en ŉ groep horendes se prestasie in Engels vergelyk. Engels was vir albei groepe hulle tweede taal. Dis wat die navorsers bevind het:

Dowe en horende mense wat óf ʼn gesproke óf ʼn gebaretaal vroeg in hulle lewens leer ken het, het Engels goed leer praat.
Dowe persone wat eers later in hulle lewe met die konsep van taal te doen gekry het, het met Engels bly sukkel.

5. Jy leer en verstaan taal in die eerste plek deur jou ore, en hoe jy grootgemaak is, en nie in 'n boek nie
Mens ontsyfer taal deur klanke wat jou ore tref, wat dan omgeskakel word in elektriese seine. Daarna vertaal jou brein dit weer terug in taal deur die sinsbou en betekenis daarvan te ontsyfer. Jou ore en brein is so goed met hierdie ingewikkelde proses hulle kan duidelik onderskei tussen agtergrondgeraas en taalklanke.

Die implikasie hiervan: Kinders wat taal hoor (hardop voorlees, praat, sing en luister na liedjies) toon meer taalvaardigheid. Hulle het ook beter leesvermoëns as die wat nie baie gesproke taal gehoor het toe hulle klein was nie.

Hoe weet ons dit?
Tensy iemand doof is of daar ander breinprobleme is, leer alle mense om te praat. Dis maar die afgelope vyfhonderd jaar of so wat die mensdom meer klem op geletterdheid begin lê het. Dis eers toe wat baie meer mense leer lees en skryf het. Om te lees en skryf, is baie harder werk as om te leer praat, kinders word onreg aangedoen om in 'n taal te studeer wat nie tuis (moedertaal) gepraat word nie. Jy verwar kinders om jou huistaal te verander, dit is nou daardie "Lets change our home language to English because the children are schooled in English"  scenario maar hul word aan geen snars van die "Establishnent" se kultuur en tradisies blootgestel nie want jy met Afrikaner tradisies en kultuur dwing dit af op Engelsman omdat jy self geen snars uitmaak van stywe bolip en neus in die lug gewoontes, kniebuig, courtsy, Sirs, Lords, Madame, Knights en Your Highness nie. Want dit is nie jy wat daardie kind grootmaak se tradisies en gewoontes nie Afrikaner!

Meer info.
Zien ook http://capeparty.com,
United Liberty Alliance https://archive.org/details/ULAFeasabilitystudy20181126